# PSALM 79



Die hei - de - ne, o He - re, het ge - kom,



u land ver -o-wer en u hei - lig - dom.



U tem-pel het deur hul ont - wy ge-raak,



hul het 'n puin-hoop van u stad ge - maak.

2.

Die lyke *van u dienaars* is gegooi

vir *roofvoël en vir roofdier* as 'n prooi;

hul *bloed het* om Jerusalem gevloei

en *sonder* graf is *hulle* rondgestrooi.

**3.**

**Ons word deur *almal om ons* uitgejou.**

**Hoe *lank, Heer, sal ons dit nog* uit moet hou?**

**God, *sal u* toorn vir *altyd voort bly* duur,**

**u *woede* altyd *brandend* soos 'n vuur?**

4.
God, laat u *gramskap hull*e nie ontsien

wat *nalaat om u Naam t*e eer en dien,

want *Jakob* is tot *niet gemaak, o* Heer,

sy *woonplek* is deur *hul verr*inneweer.

5.

Heer, straf ons *nie vir voorge*slagte nie,

hul *kwaad, hou dit nie in* gedagte nie;

laat *kom hul* sondig*heid op ons nie* neer

en *reken ons* dit *tog nie* toe nie, Heer.

6


Wees nou, o He - re, tog oor ons be - gaan.


Ons Red-der, help, ons krag-te is ge - daan;


ter wil - le van u Naam en tot u eer,


ver - ge-we ons al ons oor-tre-dings, Heer.

7.
Die heide*ne sal vra waar* is U nou?

Hoe *U hul straf, laat ons dit*, Heer, aanskou

en *slaan op* die gev*angenes dan* ag;

red *dié in* doodsgev*a*re deur u mag.

**9.**

**U volk, u *kudde, Heer, ons* sal U dank,**

**ons *sal U loof en roem ons* lewe lank,**

**u *redding* noem tot *in die nage*slag;**

**ons *maak van* al u *dade* groot gewag.**